SUID-AFRIKAANSE RADIOLIGA

SARLNUUS SONDAG 27 APRIL 2003

U luister na amateurradiostasie ZS6SRL van die Suid-Afrikaanse Radioliga, die nasionale vereniging vir amateurradio in Suid- Afrika, met 'n nuusbulletin wat elke Sondag om 08:15 Sentraal Afrika Tyd (SAT) in Afrikaans en om 08:30 SAT in Engels uitgesaai word.

Hierdie bulletin is ook op die webwerf van die SARL by www.sarl.org.za en op pakketbulletinborde beskikbaar.

STIL SLEUTEL

Dit is met leedwese dat die Raad van die SARL die afsterwe van Mnr. J.C.M. Bosch, wat vir 'n aantal jare werksaam was by die Poskantoor (telekommunikasie) Hoofkantoor. Sy handtekening verskyn op baie amateurlisensies. Mnr Bosch is na 'n hartaanval in middel Maart oorlede. Ons betuig ons innige meegevoel met sy familie en vriende.

POUSE

In die nuus vandag:

VOORSITTERSINDABA

RADIOAMATEUR VAN DIE JAAR PRYSGELD VERHOOG

SCOPEX UITSTALLING

SARL INTEGNET FOKUS OP SWAK SEIN ONTVANGS

MIKROGOLF- EN DIGITALE KOMPETISIE

Bly ingeskakel vir meer besonderhede hieroor en ander nuusitems.

Besoek ook die SARL-webblad of skakel die SARL-kantoor wat vanaf 09:00 tot 13:00 op weeksdae oop is by telefoon 011 675-2393 vir inligting oor hoe om by die SARL aan te sluit, boekverkope en alle verwante amateurradio-aangeleenthede.

Die SARLnuusdiens nooi klubs en individue om nuus aangaande amateurradio op die webwerf van die SARL te plaas by www.sarl.org.za/newsinbox.asp nie later nie as die Donderdag wat die bulletin voorafgaan, in te stuur. Indien moontlik stuur dit asb in Afrikaans sowel as Engels.

U luister na ZS6SRL.

Die nuus volg in besonderhede:

VOORSITTERSINDABA

Sid Tyler ZS6AYC, President van die SARL herinner SARL-lede dat tydens die SARL AJV gevra is dat takke, klubs en lede moet kyk na metodes om die begroting vir 2004 uit te sorteer en met voorstelle te kom. Om te bepaal wat se vordering gemaak is, is daar besluit op die hou van 'n voorsittersindaba

waartydens die verskillende voorstelle en idees bespreek sal word. Dit sal in die NARS op Saterdag 10 Mei gehou word en om 09:00 begin.. Alle tak- en klubvoorsitters en belangstellende lede word genooi om dit by te woon en om voorstelle te maak.

RADIOAMATEUR-VAN-DIE-JAAR TOEKENNINGS SE PRYSGELD VERHOOG

Die prysgeld vir die Siemens Radioamateur-van-die-Jaar Toekennings is verhoog na R1 500,00 terwyl beide die Radioamateur en die Jong Radioamateur-van-die-Jaar 'n eksemplaar van die nuutste ARRL Handboek met komplimente van ECS en 'n pen en potloodstel van vlekvrystaal van Telkom sal ontvang.

Nominasies vir die toekennings word nou ingewag. Volle besonderhede is beskikbaar op versoek vanaf die Suid-Afrikaanse Amateurradio-ontwikkelingstrust deur of 'n e-pos aan saardt@intekom.co.za of 'n faks aan 012 991 5651 te stuur. Die brosjure wat 'n uiteensetting van die toekennings gee en die nominasievorm sal eersdaags op die SARL se webwerf by www.sarl.org.za beskikbaar wees.

Die senior toekenning word gemaak vir die ondersteuning en ontwikkeling van die amateurradiodiens in Suid-Afrika, nie vir alleenstaande prestasies soos DXCC en ander toekennings of kompetisies nie. Die ontvanger sal 'n persoon wees wat van sy of haar tyd en kundigheid gebruik vir die bevordering van en/of tegniese verheffing van amateurradio in Suid-Afrika.

Die Jong Radioamateur-van-die-Jaar Toekenning word gemaak aan 'n jong radioamateur, onder die ouderdom van 25 jaar, wat uitblink in die bevordering en ontwikkeling van die amateurdiens tussen sy of haar eweknieë. Die kandidaat moet ondernemingsgees en goeie sportmangees openbaar, met voorbeeldige bedryf op die amateurbande tussen sy of haar eweknieë.

NASIONALE WETENSKAP-, INGENIEURS- EN TEGNOLOGIEWEEK

Die SARL het die Magalies Radioamateurklub versoek om 'n spesiale geleentheidstasie by die Swartkops Lugmagmuseum op te rig tydens die Nasionale Wetenskap-, Ingenieurs- en Tegnologieweek van 5 tot 10 Mei. Daar word beplan om alle modusse te bedryf di. radiotelefonie op alle bande, pakketradio, stadige aftas TV en weerkundige beelde. Die stasie sal elke dag van 9:00 tot 16:30 bedryf word. Besoekende gelisensieerde radioamateurs is welkom om ook die stasie te bedryf. Die ingang tot die perseel is op die ou Pretoria - Johannesburgpad. Meer inligting sal in volgende week se bulletin verstrek word.

SCOPEX UITSTALLING

Die Sterrekundige Vereniging van Suid-Afrika, Johannesburgsentrum, is besig om hulle tweede ScopeX Teleskoop en Sterrekundige Uitstalling vir 10 Mei te reël. Hierdie uitstalling gaan by die SA Nasionale Museum van Militêre Geskiedenis in Saxonwold, langs die Johannesburgse dieretuin aangebied word. ScopeX sal om 09:00 begin en teen 21:00 sluit en daar sal 'n sterreparty vanaf 18:00 wees.

Die Alberton Amateurradioklub is ook betrokke by ScopeX en die Spesiale geleentheidstasie ZS6NOM sal op die lug wees by die SA Nasionale Museum van Militëre Geskiedenis. Besoek die Sterrekundige Vereniging van Suid-Afrika, Johannesburgsentrum se webwerf by www.aqua.co.za/assa_jhb.htm vir meer inligting.

BHF DIGITALE WERKSWINKEL

'n BHF Digitale Werkswinkel sal op Saterdag 10 Mei by die Wesrand Klubhuis gehou word. Dit begin om 09:00 en daar is lesings en demonstrasies beplan tot die middag. Die primêre doel van die werkswinkel is om Suid-Afrikaanse amateurs bekend te stel aan die nuutste digitale tegnieke wat tans in amateur BHF-werking werêldwyd gebruik word om langafstand kontakte te maak met meteoorverspreiding, tropo- en aard-maan-aard kommunikasie.

Die hooftema van die dag is die bekendstelling van Joe Taylor K1JT se WSJT sagteware tesame met 'n demonstrasie van hoe om dit te gebruik om BHF DX-kontakte te maak. Ook sal die aanwesiges kan uitvind wat se BHF- en rekenaartoerusting benodig word en wat die behoeftes van 'n antennastelsel is vir BHF-DX werk.

Die werkswinkel sal veral vir BHF-kompetisiedeelnemers van belang wees omdat 'n nuwe mikrogolf- en digitale kompetisie eersdaags gehou sal word en die WSJT sagteware sal deelnemers toelaat om baie meer punte en vermenigvulders by hulle totale te voeg. 'n Spesiale sessie word beplan om die nuwe reëls te bespreek en hoe om jou strategie te beplan om die meeste punte te verkry.

Vir verdere inligting kontak Hal ZS6WB by 082 636 7001 of per e- pos by zs6wb@telkomsa.net.

SARL INTEGNET 2003 OP 18 MEI GAAN FOKUS OP SWAK SEIN ONTVANGS

Die SARL INTEGNET 2003 op 18 Mei gaan fokus op die WSJT sagteware en die sagteware se unieke gebruik met die ontvangs van swak seine, insluitende meteoorverspreidingkommunikasie. Die ontwikkelaar van die sagetware, Joe Taylor K1JT, sal die program bekendstel terwyl verskeie Suid-Afrikaanse radioamateurs van hulle ondervindings sal vertel.

Takke en klubs wat hulle herhalers by die telekonferensie wil inskakel moet 'n e-pos stuur aan armi@sarl.org.za waarin die telefoonnommer wat gekoppel gaan word, die kontakbesonderhede van die fasiliteerder en die dekkingsarea van die herhaler gegee word. Vir meer inligting oor hoe om 'n herhaler te koppel stuur 'n versoek aan armi@intekom.co.za.

SA AMSAT HOU AMSATCON 2003

Die SA AMSAT Amateurradio Satellietkonferensie word op Saterdag 24 Mei by die Nasionale Amateurradiosentrum in Gauteng gehou.
WorldSpace Southern Africa het bykomend tot 'n borgskap vir die konferensie, ook 'n WorldSpace satellietontvanger beskikbaar gestel. Hierdie ontvanger

gaan gewen word deur een van die deelnemers wat die konferensie bywoon. As jy die konferensie wil bywoon besoek die SARL se webwerf by www.sarl.org.za vir meer inligting of stuur 'n e-pos aan saamsat@intekom.co.za om konferensiedokumentasie en gereëlde opdaterings te ontvang.

PEARS MIDDEL-VAN-DIE-JAAR MIKROGOLF EN DIGITALE KOMPETISIE

Die Port Elizabethse Amateurradiovereniging het besluit om 'n middel van die jaar mikrogolf- en digitale kompetisie te hou.
Dit is in antwoord op versoeke vanaf Afdeling 6 amateurs.

Die mikrogolfkompetsie sal 1,3, 2,3, 5,6, 10, 24 en 47 GHz met alle modusse dek. Die digitale kompetisie dek 50, 144, 432 en 1 296 MHz met modusse soos FSK441, JT6M, JT44 en PSK31.

Hierdie twee kompetisies sal gesamentlik plaasvind. Amateurs mag amn beide kompetisies deelneem, maar as aparte entiteite. Die datum vir die eerste mikrogolf/digitale kompetisie is vir die lang naweek van Vrydag 13 Junie tot Sondag 15 Junie 2003 vasgestel. Die doelwit van hierdie 48 uur kompetisie is om bedryf en eksperimentering op die bande en die transmissiemodusse van die toekoms aan te moedig. Volle besonderhede sal later bekend gemaak word.

WêRELD AMATEURRADIODAG

Wêreld Amateurradiodag is op 18 April gevier. As gevolg van 'n persverklaring uitgereik deur die SA Amateurradio Ontwikkelingstrust, het die Volksblad koerant 'n onderhoud met Martin Schwella, ZS4MS, gevoer en 'n foto van Martin in sy radiokamer is in die koerant van 17 April geplaas. Op Dinsdag 22 April het Pieter du Bois van OFM 'n op-die- lug onderhoud van ongeveer ses minute met Martin gehad. OFM saai uit in Sentraal Suid-Afrika.

ZS3BLUE SPESIALE GELEENTHEIDSTASIE

Die vyf lede van Boland Amateurradioklub wat die naweek die amateurradiostasie by Verneukpan met die roepsein ZS3BLUE beman het, het baie tevrede huistoe gekom. Tydens die Saterdag en Sondag het hulle ongeveer 250 kontakte gemaak. Hulle het op 40 en 80 meter met 'n dipool gewerk en ook met 'n HexBeam (6 meter hoog) op 15 meter ge-eksperimenteer. Die resultate was bo verwagting goed. Dit is 'n ideale rigstraler vir 'n veldstasie.
Hy vervoer maklik en is goedkoop om te bou. Die Verneukpanarea is geskik vir 'n veldstasie en die basiese geriewe is daar.

DAGBOEK VAN GEBEURE

Maak 'n aantekening in jou dagboek oor die volgende aktiwiteite:

27 April SARL President se Net, di vandag om 12;00 op 7,082 MHz; 5 10 Mei Spesiale Geleentheidstasie vanaf die Nasionale Wetenskap-, Ingenieurs- En Tegnologieweek; 10 Mei Voorsittersindaba by NARS Scopex-Uitstalling by die SA Militêre Museum, en ZS6NOM op die lug; BHF Digitale Werkswinkel by

die Wesrandklub; 17 Mei Radioamateureksamen; 18 Mei SARL INTEGNET; 24 Mei AMSATCON 2003 by die NARS; 25 Mei SARL President se Net; 13 15 Junie PEARS middel-van-die-jaar Mikrogolf en Digitale kompetisie 16 Junie SARL Kinderdag; 28 June Tuiskonstuksie: Opedag by die Wesrandklub.

Dit bring ons dan aan die einde van hierdie bulletin wat saamgestel is deur Dennis, ZS4BS, en gelees is deur …….. vanuit …………… as 'n diens aan radioamateurs, kortgolfluisteraars en elektronikaentoesiaste.

Die SARL nooi u ook om Sondae om 10:00 na Amateur Radio Mirror International op 17 815, 9 750 en 7 082 kHz en 145,625 MHz in die Oos Londen-, 145,650 in die Durban en 145,750 MHz in die Pretoriagebied te luister. 'n Heruitsending kan Maandagaande om 21:00 SAT op 3 215 kHz gehoor word. ARMI word deur Telkom en Sentech geborg.

U het geluister na ZS6SRL, dankie dat u by ons aangesluit het. Baie dankie aan diegene wat items vir die bulletins verskaf en aan al die amateurs wat so gereëld die herleidings waarneem.

Hierdie Afrikaanse uitsending eindig nou en SARLNUUS wens u 'n aangename week toe.

Totsiens almal.

/EX